# Serwies

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie

*Hierdie artikel handel oor die taal. Vir die etniese groep, sien Serwiërs.*



Lande met Serwies as amptelike taal
Lande met Serwies as erkende minderheidstaal



Die Serwiese Cyrilliese alfabet

**Serwies** (Serwiese Cyrillies: српски, Latyns: *srpski*, [sr̩̂pskiː]) is 'n taal binne die Slawiese tak van die Indo-Europese taalfamilie. Saam met Sloweens, Kroaties, Masedonies, Bosnies, Montenegryns en Bulgaars word dit by die Suid-Slawiese taalgroep gereken. Serwies was vroeër (as Serwo-Kroaties) saam met Sloweens en Masedonies die ampstale van die voormalige Joego-Slawië.

Serwies is tans die ampstaal van Serwië waar dit deur sowat 6,2 miljoen mense as moedertaal gepraat word. 'n Verdere twee miljoen sprekers word in Bosnië en Herzegowina, Montenegro, Kroasië, Kosowo en Noord-Masedonië aangetref. Die taalkennis van sowat 3,5 miljoen Serwiese emigrante in Wes-Europa, Australië, Kanada en die Verenigde State varieer.

Volgens die Serwiese grondwet van November 2006 word Serwies amptelik volgens die Cyrilliese alfabet geskryf, alhoewel in die alledaagse lewe en in die media dikwels ook die Latynse alfabet gebruik word.

Op grond van grammatikale en semantiese kriteria word na Serwies, Kroaties en Bosnies dikwels as nasionale variëteite van 'n gemeenskaplike taal, Serwo-Kroaties, verwys. Alhoewel hierdie klassifikasie omstrede is, is al drie tale tot 'n groot mate onderling verstaanbaar.

In Montenegro word die ampstaal amptelik Montenegryns genoem en kan in beide die Cyrilliese en die Latynse alfabet geskryf word. Die verskille tussen Montenegryns en Serwies is egter minimal.

## Alfabette

| Serwies<br>српски / *srpski* | |
|---|---|
| Gepraat in: | Serwië<br>Bosnië en Herzegowina<br>Montenegro<br>Kosovo<br>Noord-Masedonië<br>Kroasië<br>Roemenië |
| Gebied: | Balkan |
| Totale sprekers: | 12 miljoen[1][2][3] |
| Taalfamilie: | Indo-Europees<br>Slawies<br>Suid-Slawies<br>Suidwes-Slawies<br>Serwo-Kroaties<br>**Serwies** |
| Skrifstelsel: | Cyrilliese alfabet<br>Latynse alfabet |
| **Amptelike status** | |
| Amptelike taal in: | Serwië<br>Bosnië en Herzegowina<br>Montenegro<br>Kosovo<br>Berg Athos |
| Gereguleer deur: | Raad vir Standaardisering van die Serwiese taal |
| **Taalkodes** | |
| ISO 639-1: | `sr` |
| ISO 639-2: | `srp` |
| ISO 639-3: | `srp (http://www.sil.org/iso639-3/documentation.asp?id=srp)` |



**Nota**: Hierdie bladsy kan IFA fonetiese simbole in Unicode bevat.

| | | | | | | | | | | | | | | | | | | | | | | | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| **Cyrillies** | А а | Б б | В в | Г г | Д д | Ђ ђ | Е е | Ж ж | З з | И и | Ј ј | К к | Л л | Љ љ | М м | Н н | Њ њ | О о | П п | Р р | С с | Т т | Ћ ћ | У у | Ф ф | Х х | Ц ц | Ч ч | Џ џ | Ш ш |
| **Latyns** | A a | B b | V v | G g | D d | Đ đ | E e | Ž ž | Z z | I i | J j | K k | L l | Lj lj | M m | N n | Nj nj | O o | P p | R r | S s | T t | Ć ć | U u | F f | H h | C c | Č č | Dž dž | Š š |
| **IFA** | /a/ | /b/ | /ʋ/ | /g/ | /d/ | /dʑ/ | /e/ | /ʒ/ | /z/ | /i/ | /j/ | /k/ | /l/ | /ʎ/ | /m/ | /n/ | /ɲ/ | /o/ | /p/ | /r/ | /s/ | /t/ | /tɕ/ | /u/ | /f/ | /x/ | /ts/ | /tʃ/ | /dʒ/ | /ʃ/ |

# Verwysings


1. http://www.rts.rs/page/stories/sr/story/125/Dru%C5%A1tvo/45760/Srpski+jezik+govori+12+miliona+ljudi.html
2. http://www.alsintl.com/resources/languages/Serbian/
3. Waarvan 6,62 miljoen in Serwië sonder Kosowo (88% van die totale bevolking), 1,49 miljoen in Bosnië en Herzegowina (37,1%), 400 000 in Montenegro (60%), 123 000 in Kosowo en 45 000 in Kroasië (sonder vlugtelinge), moontlik een miljoen in die Serwiese diaspora. Statistieke vir 2006, *Encyclopedia of Language and Linguistics*, 2de uitgawe


# Eksterne skakels

- Wikimedia Commons het meer media in die kategorie Serwies.
- Wikiwoordeboek het 'n inskrywing vir Serwies.

*Hierdie artikel oor 'n taal, taalgroep of taalfamilie is slegs 'n saadjie. Jy kan help deur dit uit te brei (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Serwies&action=edit).*

**Indo-Europese tale: Satem-tale: *Slawiese tale***

**Wes-Slawiese tale:**

Kasjoebies | Polabies (†) | Pools | Slowaaks | Silesies | Sorbies (Neder-Sorbies, Opper-Sorbies) | Rusyn (Rusnak) | Tsjeggies

**Oos-Slawiese tale:**

Oud-Oos-Slawies (†) | Oekraïens | Russies | Rusyn (Roeteens) | Wit-Russies

**Suid-Slawiese tale:**

Bulgaars | Masedonies | Sloweens | Serwo-Kroaties (Bosnies, Kroaties, Montenegryns, Serwies)

**Kunsmatige tale:**

Protoslawies | Kerkslawies (Ou Kerkslawies †)

v · t · e (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Sjabloon:Tale_van_Servi%C3%AB&action=edit) **Tale van Serwië**

| | |
|---|---|
| **Amptelike taal** | Serwies |
| **Minderheidstale** | Albanees · Bosnies · Kroaties · Hongaars · Slowaaks · Roemeens · Rusyn |
| **Gebaretale** | Joego-Slawiese gebaretaal |

Sien ook: Minderheidstale van Serwië

v · t · e (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Sjabloon:Tale_van_Hongarye&action=edit) **Tale van Hongarye**

| | |
|---|---|
| **Amptelike taal** | Hongaars |
| **Minderheidstale** | Kroaties · Duits · Grieks · Hongaarse gebaretaal · Roemeens · Serwies · Slowaaks · Sloweens |
| **Uitgestorwe tale** | Kumies · Kiptsjagies |

v · t · e (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Sjabloon:Tale_van_Kroasi%C3%AB&action=edit) **Tale van Kroasië**

| | |
|---|---|
| **Amptelike tale** | Kroaties |
| **Minderheidstale** | Bosnies · Tsjeggies · Hongaars · Italiaans · Rusyn · Serwies · Slowaaks |
| **Gebaretale** | Joego-Slawiese gebaretaal |

Sien ook: Minderheidstale van Kroasië

v · t · e (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Sjabloon:Tale_van_Roemeni%C3%AB&action=edit) **Tale van Roemenië**

| | |
|---|---|
| **Amptelike taal** | Roemeens |
| **Streeks-/ minderheidstale** | Albanees · Armeens · Bulgaars · Kroaties · Tsjeggies · Duits · Grieks · Hongaars · Italiaans · Macedonies · Pools · Romani · Russies · Rusyn · Serwies · Slowaaks · Krim-Tataars · Turks · Oekraïens · Jiddisj |

